# Die Here Jesus lewe



Die He - re Je-sus le - we, Hy het die dood oor-win.



Met krag is Hy oor -win -naar; ons toekoms het be-gin.



Hy gee ons hoop en vre-de, ons kan weer voorwaarts gaan,



want Je - sus is ons He - re - Hy't klaar ons weg gebaan.

2

Die Here Jesus lewe,
Hy't hemel toe gevaar.
Hy heers daar as die Koning;
ons word deur Hom bewaar.
Laat ons met moed en ywer ons
roeping hier volbring,
want Jesus is óns Koning -
Hy gee ons lewe sin.

3

Die Here Jesus lewe,
Hy kom ons eendag haal.
Hy sal ons dan laat aansit
by sy Messiasmaal.
Kom, laat ons Hom verheerlik,
sy liefde nou besing,
en, saam met als wat lewe,
aan Hom die hulde bring.